SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 5 DESEMBER 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS.

In die nuus vandag:

TOPPRESTEERDER IN DIE RAE

SEPTEMBER SARL BHF-KOMPETISIEUITSLAE

50 MHz WêRELWYE PRESTASIESTAND

VERKLARING OOR LISENSIEOPGRADERINGSFOOI

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Na ons dit nou gesê het, bring ons dit egter onder intekenaars en luisteraars se aandag dat die SARL-kantoor oor die komende vakansieseisoen vanaf 15 Desember tot 7 Januarie gesluit sal wees. Ons gun Vee die rustydjie.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

TOPPRESTEERDER IN DIE RAE

Baie geluk aan M S Osman, ZR1SSB, van Parow in die Wes-Kaap. Hy is die toppresteerder in die onlangse RAE, sowel as toppresteerder vir die jaar. M S ontvang dus ook een van die twee Kenwood TH-F7E dubbelband handstelle, wat goedgunstiglik verskaf is deur Global Communication, die Kenwoodinvoerders. Baie geluk!!

SEPTEMBER SARL BHF-KOMPETISIEUITSLAE

Die kompetisiekomitee het vir hierdie kompetisie die meeste logstate nog in jare ontvang, en almal maak gereed vir volgende jaar se kompetisies met baie klubstasies wat deelneem. Almal word herinner dat daar in volgende jaar se kompetisie 'n paar veranderings sal wees en dat die digitale modusse ook ingesluit sal word.

Vir die eerste keer is ’n BHF digitale kompetisie tesame met die normale kompetisie gehou. Hierdie uitslae word ook bekend gemaak.

Hierdie uitslae word 14 dae na publikasie as amptelik beskou. Baie geluk aan die wenners en ander deelnemers.

Die puntetellings van die deelnemende stasies in die onderskeie kategorieë volg hierna:

Multi-operateur Veldstasie:-

ZS6MRK 4 269; ZS6PTA 2 171,5; ZS6STN 1 618,5; ZS6WAB 805; ZS4SRK 354.

Enkel-operateur multi-modusse

ZR6ZL 502; ZS5LEE 182; ZS6GZ 173; ZS6AVP 165; ZS6AFG 163.

Enkel-operateur FM alleen

ZS4BFN 139; ZS5GMW 96.

Digitale Kompetisie-uitslae

ZS6WB 82 882; ZS5Y 41 538; ZS6PTA 26 421; ZS6WAB 18 917.

’n Kontrolelog is vanaf ZS6KO ontvang.

50 MHz WêRELWYE PRESTASIESTAND

Die volgende gegewens is verkry uit die Desemberuitgawe van QST:

ZS6WB het 137 DXCC-entiteite gekontak in 632 ruitvierkante; ZS6NK het 119 DXCC-entiteite gekontak in 373 ruitvierkante.

Toppresteerders SV1DH het 228 DXCC-entiteite gekontak en SM7FJE het kontakte in 1 085 ruitvierkante gemaak.

ZS6NK het tot dusver die tweede langste 6 m-kontak gemaak - 19 360 km - net geklop deur EH7KW wat ’n distansie van 19 910 km bereik het, slegs 550 km verder. Gelukwensings aan Hal en Paul met hul wonderlike prestasies.

SARL-VELDDAGLOGSTATE

Tot dusver het die kompetisiekomitee logstate vir die velddagkompetisie van ZS6XT/P4, ZS5NK en ZS4BFN/P ontvang.

Stuur asb. u logstate aan zs4bs@netactive.co.za of per landpos aan Dennis Green, Posbus 12104, Brandhof, 9324.

VERKLARING OOR LISENSIEOPGRADERINGSFOOI

’n Fooi van R50 sal gehef word vir die uitreik van ’n sertifikaat wat verklaar dat ’n amateur ’n evaluasie geslaag het wat hom/haar in staat stel om op te gradeer na ’n ZS roepsein.

Hierdie fooi sal kwytgeskeld word in die geval van SARL-lede en hulle sal ondersteuning van die SARL-kantoor kry wanneer aansoek gedoen word vir die ZS-roepsein by OKOSA.

Amateurs wat nie lede van die SARL is nie, en wat die betrokke evaluasie geslaag het om na ZS op te gradeer, sal 'n sertifikaat ontvang nadat die R50 fooi betaal is, maar sal direk by OKOSA moet aansoek doen vir 'n ZS-roepsein.

Sover ons weet hef OKOSA 'n R100 fooi vir die verandering van roepsein en R27 vir die nuwe lisensie.

DIE VOLGENDE PRESIDENTSNET OP 19 DESEMBER AANGEBIED

Die volgende Presidentsnet sal op 19 Desember om 19:00 SAT aangebied word. SARL-President, Graham Hartlett, sal verskeie van die aktiwiteite wat vir 2005 beplan word bespreek. Klubs word uitgenooi om by die net aan te sluit en deel te hê aan die planne vir volgende jaar. Die SARL- Presidentsnet is 'n ideale platform vir die uitruil van idees om inligting oor die SARL te bekom, sy aktiwiteite en amateurradio in die algemeen. Om 'n herhaler te koppel, stuur 'n e-pos aan armi@sarl.org.za, tesame met die telefoonnommer wat gekoppel moet word, die herhalerfrekwensie en die herhaler se dekkingsgebiedbesonderhede.

OAKDALEKLUB JAAREINDPARTY EN VLOOIMARK

Die Oakdale Amateurradioklub sal sy jaareindparty en vlooimark op Saterdag 11 Desember by die Oakdale Klubkompleks hou.

Vir die vlooimark sal tafels beskikbaar wees wat op 'n eerste kom, eerste bediende basis uitgedeel sal word. Daar is ook braaifasiliteite, 'n restaurrant, wat 'n groot verskeidenheid gaar geregte kan verskaf, en 'n kroeg beskikbaar. Daar is ook 'n swembad langsaan die braai- en vlooimarkarea om die kinders gelukkig te hou.

Die Oakdale ARK rig 'n uitnodiging aan alle radioamateurs wat daardie tyd in die Wes-Kaap is om die funksie by te woon. Die klub sal vanaf 12:30 vir besoekers oop wees en die vlooimark sal vanaf 13:00 vir besigheid oop wees.

CEBTURION ARK TREKKING

Op Saterdag 27 November om 11:00 het die President van die SARL, Graham Hartlett, en sy eggenote die trekking van die TR48 send/ontvanger vir Centurion Radioamateurklub hanteer en die gelukkige wenner van die stel was Pine Pienaar, ZS6GST. Nogmaals dankie aan al die deelnemers wat hierdeur Centurion Radioamateurklub se fondse versterk het.

VOORTPLANTINGSVERSLAG

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat voortplantingstoestande oor die afgelope week bykans konstant gebly het - slegs effens gestyg. Toestande was oor die algemeen swak. Die sonvlekgetal was Donderdag 56,7 teenoor die 52,3 van verlede week. Op 29 November was dit 40 vir slegs 'n kort tydperk. Sonaktiwiteite was swak met slegs enkele aktiewe areas op die sonoppervlakte. Geen noemenswaardige

korona-openinge word vir die volgende paar dae voorsien nie. Tog was enkele goeie openinge oor die afgelope week ervaar. Die voorspelling vir die komende week is dat toestande weereens swak sal wees. Dit was ’n week van bitter min aktiwiteite.

DAGBOEK VAN GEBEURE

11 - 12 Desember PEARS “Welkom tot HF”-kompetisie. 19 Desember, Presidentsnet om 19:00; 9 April 2005 AJV van die SARL. Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 700, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. ’n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin. Dit is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur …….. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX